# PSALM 39

Ek wou sorg-vul-dig let op my be-staan;

en as dit sleg met my sou gaan,

sou ek aan nie-mand dit ver-kon-dig nie.

1b



**Ek wou nie met my lip - pe son - dig nie.**



**My smart het toe ek swyg, ge-groei**



**en soos 'n vuur het dit in my gaan gloei.**

2.
Toe móés ek praat:
Maak my bekend, o Heer,
my lewensdae, sê wanneer -
Laat ek dit weet - wanneer is dit verby.
Ek wil my immers daarop voorberei -
Min dae is vir my bepaal;
so weinig, Heer, bly oor wat ek kan haal.

3.

Ons lewe is 'n droom; dit gaan verby.
Ons gaar maar op - wie gaan dit kry?
Ons sloof ons af,
maar wat gaan daarvan bly?
Sê, Here, is daar dan nog hoop vir my?
Ek hoop op U alleen, my God.
Red my, beskerm my
teen die dwaas se spot.

4


Ek on - der-werp my son-der om te kla


maar neem die smart tog weg; ek vra,


neem weg die las deur U op my ge - lê.

# 4b



Daar's niks, o He - re, teen u hand te sê.



U straf ver - teer die son-daar, God,



net soos 'n kleed ver-teer word deur 'n mot.



